WIKIPEDIA

# Awadhi

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Awadhi** (अवधी, 𑂃𑂫𑂡𑂲, [əʊ.d̪ʱiː]) is 'n Indo-Ariese taal wat deur sowat 3,8 miljoen mense in Noord-Indië en Nepal gepraat word. Dit word hoofsaaklik in die Indiese deelstate Uttar Pradesh se Awadh-streek en in die aangrensende Nepalese Terai-streek gepraat. Awadhi word veral in Devanagari geskryf, 'n Brahmi-skrif uit die Indiese skriffamilie, maar soms ook in Nastaliq, 'n Perso-Arabiese skrif; in die verlede is ook die Kaithi-skrif gebruik.

Die woord "Awadhi" in Kaithi- (bo) en Devanagari-skrif (onder)

| Awadhi<br>अवधी 𑂃𑂫𑂡𑂲 *Avadhī* | |
|---|---|
| Uitspraak: | [əʊ.d̪ʱiː] |
| Gepraat in: | Fidji<br>Indië<br>Nepal<br>Suid-Afrika |
| Gebied: | Suid-Asië |
| Totale sprekers: | 3,8 miljoen[1] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Indo-Irannees<br>Indo-Aries<br>Oos-Indo-Aries<br>Hindoestani<br>**Awadhi** |
| Skrifstelsel: | Devanagari, Arabiese alfabet, Kaithi (histories) |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Fidji (as Fidjiaanse Hindi)<br>Nepal |
| Gereguleer deur: | *geen* |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | awa |
| ISO 639-3: | awa (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=awa) |

Alhoewel Awadhi oor 'n lang letterkundige tradisie beskik, word dit deur die Indiese regering as 'n Hindi-dialek beskou. Die Awadhi-letterkunde word dan as 'n deel van die Hindi-letterkunde beskou. Awadhi is in elk geval nou verwant aan Hindi, Oerdoe en Fidjiaanse Hindi. Karibiese Hindoestani én Fidjiaanse Hindi het uit beide Awadhi en Bhojpuri ontwikkel. Fidjiaanse Hindi dien saam met Engels en Fidjiaans as ampstale van die eilandnasie Fidji.[2] Aangesien alle inheemse moedertale van Nepal as nasionale tale erken word, dien Awadhi as een van Nepal se baie nasionale tale.

As gevolg van die verskeping van werkers uit die destydse Brits-Indië word Awadhi ook in die Karibiese gebied gepraat. Dit word ook deur Indiese Suid-Afrikaners gebesig.

Die bekende *Ramtjaritmanas*-epos van die Indiese skrywer Toelsidas is in Awadhi geskryf.

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Awadhi" (http://www.ethnolo

gue.com/language/awa) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200410071131/https://www.ethnologue.com/language/awa) vanaf die oorspronklike op 10 April 2020. Besoek op 21 Junie 2020.
2. Dr. A. Tschentscher, LL. M. "Section 4 of Fiji Constitution" (http://www.servat.unibe.ch/icl/fj00000_.html) (in Engels). www.servat.unibe.ch. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200429033805/https://www.servat.unibe.ch/icl/fj00000_.html) vanaf die oorspronklike op 29 April 2020. Besoek op 21 Junie 2020.




**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Awadhi.

 *Hierdie Indië-verwante artikel is 'n saadjie. U kan wikipedia help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Awadhi&action=edit).*

 *Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Awadhi&action=edit).*

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4131819-5 (https://d-nb.info/gnd/4131819-5) · SUDOC: 030217865 (https://www.idref.fr/030217865) |

Ontsluit van "https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Awadhi&oldid=2220162"

**Die bladsy is laas op 29 Junie 2020 om 10:47 bygewerk.**